# Stille nag, heilige nag!



Stil - le nag, hei - li - ge nag!



Je - sus -kind, lank ver - wag,



Lig uit Lig, uit die Va - der se ryk,



word uit lief -de aan men -se ge - lyk.



Loof die he-mel-se Kind!



Loof die he-mel-se Kind!

2

Stille nag, heilige nag!
Hemelvors, ons gee ag
op die lied van die engelekoor.
Herders het dit die eerste gehoor:
Juig, die Redder is daar!
Juig, die Redder is daar!

3.

Stille nag, heilige nag!
Jesus, Heer, voor u mag,
voor u ryk moet die duisternis swig;
tot in ewigheid bly U die lig -

Heer, gebore vir ons!
Heer, gebore vir ons!